143

# PSALM 143

Hou nie ge - rig met my nie,

hoor tog hoe smeek u kneg.

Van skuld is nie - mand vry nie,

o Heer, voor u ge - reg.

1 1b 2 3

X Lied :

143

1(b)

Ver - trap - te van die vy - and,

is ek so goed as dood;

ek smag, Heer, na u by - stand,

ver - sla - e in my nood.

1 1b 2 3

X Lied :

2.

Ek dink aan verre dae,
dink oor u werke na.
Hoor hoe ek pleitend klae,
hoe ek om liefde vra.
Ek roep U in my nood aan,
U, Heer, wat ek vertrou.
Ek is soos een wat doodgaan.
Heer, antwoord my tog gou.

3.

Ek skuil by U; bevry my.
Op U stel ek my hoop.
Leer my u wil en lei my,
wys my waar ek moet loop.
Gun my dat ek mag lewe.
Ruim hulle uit die weg
wat na my einde strewe.
Ek dien U as u kneg.